# Aanbiddelike God, drie-enig

305













1 1b 2 3 4

X Lied :

305

1(b)

Deur die ver - bond van u ge - na - de

het U ons aan U self ver - bind -

Só kan u kin-ders, trou-e Va - der,

die vast-heid van ver-trou -e vind.

1 1b 2 3 4

X Lied :

305

2

Deur één Verlosser is ons harte
in doop en om die tafel één;
één Gees wil ons in vreug en smarte
sy blydskap skenk en hulp verleen.
Dis één geloof waardeur ons lewe;
één hoop wat ons versterk in stryd;
één liefde wat ons nooit begewe,
wat bly vir tyd en ewigheid.

3

Gee krag, o Heer, aan hierdie lede
waar hulle nou u Naam bely.
Mag hul geloof en hoop en liefde
hul lewe lank dinamies bly.
Laat doen hul, Heer, die goeie werke
deur Christus reeds vir ons berei;
bly inspireer hul met u sterkte
dat hul die lewenskroon verkry.

4

Heer, heilig ons steeds in u waarheid;
dié waarheid maak ons waarlik vry.
U Woord, in sy volkome klaarheid,
gee lig wat op die pad ons lei.
Deur duister nagte, helder dae,
is U die gids van ons geloof;
U rig ons na u welbehae
dat ons beleef wat U beloof.